SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 10 FEBRUARIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 SAST.in Afikaans en om 08:30 SAST in Engels op 145,725 en 145,400 MHz in Gauteng en 7066 en 3695 kHz uitgesaai word.

In die nuus vandag:

OPDATERING VAN LIDMAATSKAPREKORDS

ZS ROEPSEINBOEK

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE OM DIE VERGAAN VAN DIE BIRKENHEAD TE HERDENK

ARRL OPPONEER LISENSIëRING VAN RFID'S IN 70 cm BAND

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuus.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 9:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die nuus volg in besonderhede:

STILSLEUTEL

ZS1ABO, beter bekend as Bobby is om 18:15 op 3 Februarie 2002 na 'n kort siekbed oorlede weens 'n nekbesering. Bobby was 'n lid en getroue ondersteuner van die SARL sedert hy sy lisensie ontvang het.
Baie amateurs wêreldwyd sal hom onthou vir sy organisering van "Hunting Lions in the Air" in Suidelike Afrika, hy het hierdie fumksie met groot ywer vir meer as vyftienjaar met groot sukses uitgevoer.

Ons innige meegevoel gaan aan sy vrou Peggy, sy kinders Tony, Natalie, Elizabeth en Claire, kleinkinders en agterkleinkinders.

POUSE

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

LIDMAATSKAPSREKORDS

Die SARL is tans besig om die aansluitingsdatums van sy lede By te werk met die doel om later in die jaar aan alle lede met langer as 5 jaar lidmaatskap 'n spesiale toekenning te maak. In die Jan/Feb Radio ZS verskyn 'n lys van roepseine van al die lede van wie die SARL nie 'n aansluitingsdatum het nie. Hierdie lede moet asseblief so spoedig moontlik hulle roepsein, naam en aansluitingsdatum per e-pos stuur aan QRM@intekom.co.za of telefonies deurgee op 021-4603640. Hierdie is 'n stemposbus en is 24 uur per dag beskikbaar.

ZS ROEPSEINBOEK

Alle lede van die SARL behoort nou reeds hulle nuwe roepseinboek ontvang het. Kyk dit asseblief goed deur en stuur alle inligting oor foutiewe inskrywings, weglatings, stilsleutels ens. aan Laurie ZS5DL deur die Nasionale Amateurradiosentrum per brief, faks of e-pos. Daar moet op
gelet word dat dit nie NET lede van die SARL se roepseine is wat in die boek verskyn nie maar alle radioamateurs wie se besonderhede aan die SARL bekend is. Die SARL beskik nie oor die databasis van OKOSA nie aangesien dit in privaatbesit is en baie duur sal wees om te bekom.

U samewerking sal waardeer word.

HMSS BIRKENHEAD 26 FEB 1852 - 26 FEB 2002 150 JAAR

Op 26 Feb 2002 sal 'n spesiale stasie deur ZS1OAR, die Overberg amateurradioklub, bedien word te Dangerpuntvuurtoring, Gansbaai, ter herdenking van die stranding van die Birkenhead op 26 Februarie 1852.

'n Spesiale kransleggingseremonie sal plaasvind by die monument en verskeie hooggeplaastes en regimente sal teenwoordig wees.

Die roepsein ZS1OAR/Birkenhead sal gebruik word en kontakte sal bevestig word dmv. die klub QSL-kaart, waarop Dangerpunt aangetoon word asook gestempel met 'n spesiale Birkenheadstempel. Persone wat die QSL-kaart wil ontvang moet asb 'n selfgeadresseerde koevert stuur aan ZS1OAR, Posbus 637, Gansbaai 7220.

LW. MOET NIE DEUR DIE SARL QSL-BURO KAARTE STUUR NIE.

Die tyd is 05:00Z tot 16:00Z en frekwensies is 7,050, 14,200, 21,200 en 28,400 MHz afhangende van voortplantingstoestande.
Ruitverwysing is JF95PJ. Navrae by ZS1WC Johan e-pos wjmc@xsinet.co.za

ARRL OPPONEER LISENSIëRING VAN RFID'S IN 70 cm BAND

ARRL amptenare het onlangs samesprekings met FCC amptenare gevoer in 'n poging om 'n bedreiging van die 70 cm band af te weer. Die aangeleentheid was 'n aansoeker se plan, wat alreeds tentatief deur die FCC aanvaar is, om ongelisensieerde korttyd RF-Identifiserigstoestelle tussen 425 en 435 MHz teen baie hoër veldsterktes en dienssiklusse te gebruik as wat hul Deel 15 reëls tans vir sulke toestelle toelaat. Die RFID-etikette word gebruik om pakketbesendings te volg en te dokumenteer.

Die ARRL argumenteer in 'n voorlegging wat verlede Maart gedoen is dat die dienssiklusse en veldsterktes voorgestel deur die aansoeker vir sy RFID-etikette volgens Deel 15 "periodieke uitsenders" onredelik is en "sal ongetwyfeld amateurkommunikasie in een van die mees gewilde amateurdienstoekennings ernstig versteur", veral vir swakseinentoesiaste.

Hierdie is 'n aangeleentheid waarvoor u nasionale amateurradiovereniging op die uitkyk moet wees en optree in belang van amateurradio.

Die inhoud van die steuringstudie wat deur die ARRL onderneem is asook meer inligting is beskikbaar op die ARRL se webtuiste “Band Threats” bladsy http://www.arrl.org/announce/regulatory/rm-1005/SaviExParte.pdf.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE ZS100ABW

Die Midlands amateurradioklub sal nog ’n spesiale geleentheidstasie in ’n reeks oor die naweek van 3, 4 en 5 Mei 2002 bedryf, om die rolle te herdenk wat die Britte, Boere en die brawe Zoeloes gespeel het in die Anglo-Boereoorlog van 1899-1902. Twee aparte stasies sal in bedryf wees vanaf Lancasterheuwel, Vryheid in KwaZulu-Natal, Suid-Afrika vanaf, ongeveer 16:00Z Vrydag totdat daar vroeg Sondagoggend afgesluit word met ’n gedenkdiens vir almal wat geneeuwel het in die geveg van Holkrans.

Die 40m en 20m bande word verkies met 80m saans afhangende van heersende toestande.

All kontakte sal met ons aantreklike QSL-kaart erken word. QSL asseblief deur die Buro of direk aan Midlands Amateur Radio Club, Posbus 100220, Scottsville 3209, Suid-Afrika. Ons sal ook ’n finale stasie op 31 Mei 2002 bedryf vanaf Spioenkop, waar een van die bloedigste gevegte vir die ontsetting van Ladysmith plaasgevind het.

Rig enige navrae aan Willie Axford ZS5WI by e-pos zs5wi@iafrica.com of by telefoon 035-474-4667 of u kan skryf aan Errol Wilson of die Voorsitter by bostaande adres.

Navrae van ’n historiese aard kan gerig word aan Sean Friend by seanfriend@dorea.co.za .

KLUBNUUS

DIE OAKDALE AMATEURRADIOKLUB

Die Oakdale amateurradioradioklub, ZS1OAK, hou ’n bring-en-braai die namiddag van 16 Februarie 2002. Die vergaderplek is die Oakdale sportklub vanaf 12:00 middag.
Ligte etes sal beskikbaar wees by die klub. Die braaivure sal so om en by 15:00 aangesteek word. Bring u eie tjops, wors, hoender of wat-ook-al. Indien u, u eie brousel saambring laat dit maar asseblief in die motor. Die klub beskik oor ’n goeie kroeg met baie redelike pryse. Bring die hele familie, baaibroeke vir die kinders saam en kom geniet ’n aangename middag waar u al die gesigte kan ontmoet wat pas by die stemme wat u slegs gehoor het. ’n Minivlooimark sal ook gehou word, indien die weer dit toelaat. Hierdie geleentheid vervang wat bekend was as die “Old Timers Afternoon” by ZS1CT. Almal is welkom.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio slegs aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik doen dit asseblief in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies

vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav ZS6BWN en gelees deur …………………… vanuit …………………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.
Hierdie bulletin kan vanaf www.sarl.org.za asook pakketbulletinborde afgelaai word.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00Z na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00Z op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00Z op 7082 kHz op die lug.

ZS6SRL bedank u dat u by ons aangesluit het .

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX